# PSALM 2



Waar-om stig vol - ke op-stand teen die Heer



en word teen sy ge - salf - de saam-ge-span?



Hul sê, as hul - le dié ge-sag trot-seer:



"Werp af die juk en raak be-vry daar - van."

2.

Die *Here* wat daar *in die hemel* woon,

Hy *lag hul* uit en *Hy maak hul tot* spot.

Hul *gaan op* loop, die *vorste wat Hom* hoon,

Hy *maak 'n nietigheid van* hul komplot.

3.

Die *oproer*makers *word deur God ver*maan:

"Ek *het die* koning *immers self g*ekroon,

daar *op my* berg wat *hoog en heilig* staan,

Daar *heers hy, my gesalfde,* op sy troon."

4.

"Jy *is my* seun," het *Hy vir my* gesê.

"Jy *kry die* volke *as besit van* My.

Hul *sal in* skerwe *voor jou septer* lê,

hul *sal verbrokkel soos 'n* pot van klei."

5.

O heersers van die aarde gee dan ag,

Want julle moet Hom onderdanig wees;

Die Here moet gedien word met ontsag,

eerbiedig, en met siddering en vrees.

6.

Kom *eer die* Here *en kom buig voor* Hom.

Keer *so dat* Hy ver*toorn op julle* raak,

Keer *dat die* Heer se *woede oor jul* kom.

Wie *by Hom skuil, sal Hy g*elukkig maak.